SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 12 DESEMBER 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus Vandag:

SLUIT AAN BY DIE SARL TEEN HALF-JAAR TARIEF

SARL-TROFEË EN TOEKENNINGS

en

WÊRELD SE KLEINSTE MAANLANDER UIT JAPAN SAL AMATEUR RADIO-SENDER OP DIE MAAN SIT

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin hierdie bulletin met die nuus van 'n stil sleutel:

Dit is met leedwese dat ons aankondig dat die sleutel van Steve Vermeulen, ZR3SJD op Saterdag 4 Desember na 'n lang siekbed stil geword het. Ons betuig ons innige meegevoel met sy vrou Terry, sy seun en dogter, familie en vriende.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

SLUIT AAN BY DIE SARL TEEN HALF-JAAR TARIEF

Sluit aan by die SARL en betaal die half-jaar tarief. Die Raad het besluit om die half-jaar tarief in te stel vanaf Maandag 22 November 2021. Gewone lede betaal R250, senior lede betaal R150, eggenote lede betaal R90 en studente lede betaal R60.

Voltooi die aanlyn-lidmaatskap aansoekvorm op www.sarl.org.za/public/membership/join.asp en doen 'n EFT in die SARL-bankrekening met jou roepsein as verwysing. E-pos jou bewys van betaling na admin@sarl.org.za of kontak die SARL kantoor by 011 675 2393. Onthou asseblief dat die SARL-kantoor Woensdagmiddag 15 Desember vir die vakansietydperk sal sluit.

DIE ZS-SOTA SERTIFIKATE

Sid, ZS5AYC het die sertifikate vir die Lente ZS-SOTA Aktiwiteitsdag (24 September 2021) uitgestuur, maar weens die Wet op die Beskerming van Persoonlike Inligting (PoPI) is nie almal se e-posadres op die aanlyn SARL-roepseinboek beskikbaar nie. Sid het dus nog sertifikate om uit te stuur. As jy op 24 September aan die Aktiwiteitsdag deelgeneem het en jou log na SOTA Data opgelaai het, kontak dan Sid by srtyler@mweb.co.za om jou sertifikaat op te eis.

SARL-TROFEË EN TOEKENNINGS

Op 2 November 2021 is 'n SARL Kommunikasie aan lede gestuur met inligting oor die SARL-trofeë en -toekennings, 'n oproep vir mosies vir die 2022 AJV en nominasies om op die Raad te dien. Hierdie inligting is ook in die November en Desember-uitgawes van Radio ZS.

Tot op hede het die SARL Sekretaris een nominasie vir die Jack Twine-toekenning ontvang, een nominasie vir die SARL Sertifikaat van Erkenning en drie nominasies om op die Raad te dien. Moet nie wag tot Sondag 30 Januarie 2022 om jou mosie of nominasie in te dien nie - doen dit nou!

DIE 2022 SARL KOMPETISIEHANDLEIDING EN DIE DAGBOEK VAN GEBEURE

Die 2022 SARL Kompetisiehandleiding word gefinaliseer, die SA Morse-operateursklub sal gedurende die komende jaar drie GG-aktiwiteite aanbied en die Wesrand ARK het 'n FT4-kompetisie gevoeg by die kompetisies wat hulle aanbied. Die 2022 Blou Boek sal voor Kersfees beskikbaar wees aangesien die eerste kompetisie op Nuwejaarsdag gehou sal word.

Die SARL Sekretaris wil graag die 2022 Dagboek van Gebeure finaliseer en nooi klubs weereens uit om insette van hul vergaderings en ander aktiwiteite te lewer. Dankie aan die Sandton ARK vir hul tydige insette. Stuur die datums teen Vrydag 17 Desember 2021 na secretary@sarl.org.za.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

WÊRELD SE KLEINSTE MAANLANDER UIT JAPAN SAL AMATEUR RADIO-SENDER OP DIE MAAN SIT

Japan se OMOTENASHI, die wêreld se kleinste maanlander, sal 'n X-band en UHF-kommunikasiestelsel hê, hoewel dit nie 'n amateur band-transponder sal dra nie. OMOTENASHI is 'n 6U CubeSat wat reeds in Februarie 2022 via 'n NASA SLS-vuurpyl gelanseer word. Dit sal 'n sendingtydperk van 4 tot 5 dae hê. Die naam is 'n akroniem vir 'Outstanding Moon Exploration Technologies demonstrated by Nano Semi-Hard Impactor.' Wataru Torii van die Japanse Lugvaart Verkennings Agentskap (JAXA) Amateurradioklub, JQ1ZVI, het gesê radioamateurs kan 'n rol speel in die insameling van data van die ruimtetuig.

Die ruimtetuig bestaan uit twee skeibare komponente, wat albei onafhanklike kommunikasiestelsels het - 'n wentelende module en 'n oppervlaksonde. Die wentelende module sal die oppervlaksonde na die maan neem. Dit sal baken-

of digitale telemetrie-data op UHF 437,31 MHz met PSK31 oordra. Die oppervlaksonde - die maanlander - sal digitale telemetrie of drie-asse versnelling analoog-golf met FM-modulasie op UHF 437,41 MHz uitsaai deur FM, PSK31 en PCM-PSK/PM te gebruik. Sender krag sal in beide gevalle 1 W wees.

"As ons daarin slaag om die UHF-sein van die oppervlaksonde te ontvang, kan ons die versnellings-data oor die impak op die maan en die sukses van die landings volgorde ken," het Torii verduidelik. "Ons het reeds 'n stasie vir op- en afskakel by Wakayama in Japan - wat as 'n EME-stasie gebruik word. As die satelliet egter onsigbaar is vanaf Japan, kan ons nie die afskakel-sein ontvang nie. So, ons het baie hulp van amateur radio stasies nodig wêreldwyd." Kontak Torii by torii.wataru@jaxa.jp vir meer inligting.

KOMPETISIE NUUS

Sewe-en-twintig logstate is ontvang vir die laaste SARL 40 m Club Sprint wat op Saterdag 4 Desember 2021 gehou is. Vier logstate was slegs GG.

1ste die Wesrand ARK – 826 punte

2de die Noord-Kaap ARK – 213 punte

3de die Bo-Karoo ARK – 159 punte

1ste Kobos, ZS6BOS – 110 punte

2de Gerhard, ZS3TG – 93 punte

3de Chris, ZS6CPA – 90 punte

Na die ses naellope

1ste die Wesrand ARK – 5 160 punte

2de die Noord-Kaap ARK – 1 370 punte

3de die Bo-Karoo ARK – 1 192 punte

1ste Kobos, ZS6BOS – 570 punte

2de Gerhard, ZS3TG – 529 punte

3de Chris, ZS6CPA – 528 punte

Die volledige stel resultate sal in HF Happenings 976 gepubliseer word.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar nie sonvlekke sigbaar nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 3 vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag DX openinge op die 18 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag tot middernag UTC – die ARRL 10 m-kompetisie

13 Desember – die Wes-Randse LNR-vergadering

13 en 14 Desember – die Geminide meteoorbuie

15 Desember – die SARL-kantoor sluit vir die vakansieseisoen

16 Desember – die Dag van Versoening

21 Desember – die Somersonstilstand om 17:59 RTT

21 en 22 Desember – die Ursids-meteoorbuie

25 Desember – Kersdag

26 Desember – Familiedag

27 Desember – Openbare vakansiedag

31 Desember – die einde van YOTA-maand, die CQ DX Marathon en Bands Alive Ultra-marathon

01 Januarie – Nuwejaarsdag, die begin van die 2022 CQ DX Marathon en die SAMOC Straight Key Night

Om die bulletin mee af te sluit, 'n opsomming van ons hoof berig:

Sluit aan by die SARL en betaal die half-jaar tarief. Gewone lede betaal R250, senior lede betaal R150, eggenote lede betaal R90 en studente lede betaal R60. Voltooi die aanlyn-lidmaatskap aansoekvorm op www.sarl.org.za/public/membership/join.asp en doen 'n EFT in die SARL-bankrekening met jou roepsein as verwysing. E-pos jou bewys van betaling na admin@sarl.org.za of kontak die SARL kantoor by 011 675 2393.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Andy Cairns ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, die beste wense vir die week vorentoe.